537

# Ons Vader, neem hul hande



Ons Va-der, neem hul han - de en maak hul één.



Ver-sterk U self die ban - de - gee hul u seën.



Bind hul in u ge - na - de aan U, o Heer,



en leer hul om met da - de u Naam te eer.

2

Heer, wees vir hul 'n Vader
wat sorg en sien.
Trek hul in Christus nader
om U te dien.
Laat, Heer, u Gees hul voorgaan,
laat Hy hul lei,
dat hul u Woord gehoorsaam -
hul aan U wy.

3

Leer hul mekaar vergewe,
mekaar vertrou.
Laat hul die hele lewe op liefde bou.
Laat heers oor hul u vrede,
en bind hul saam.
Verhoor tog ons gebede
in Jesus Naam.